# PSALM 96





Kom sing 'n nu- we lied, sing saam;



sing saam sy Naam ter e - re;



sing, aar-de, van die He - re.



Sing al-mal saam en prys sy Naam.



Ver - kon-dig el - ke dag



sy red - ding en sy mag.

2.
Gaan *sê aan* almal *van sy* mag,
ver*tel aan alle* mense,
oor *volk en land se* grense;
sy *dade* wek by *ons ont*sag.
Lof*waardig* is die Heer.
Kom, *gee Hom* lof en eer.

3.

Ons *moet Hom* vrees en *Hom al*leen.
Geen *ander god is* daar nie.
Niks *kan Hom ewe*naar nie.
Hy *is die* enig*ste, dié* Een.
Sy *luister* straal uit Hom
en *vul sy* heiligdom.

**4.**

**Sy *ligglans* en sy *majes*teit,**
**sy *krag, gaan uit oor* alles,**
**hoe *groot ook die heel*al is.**
**Sy *tempel* is vol *heerlik*heid,**
**dis *in sy lig* gehul**
**en *met sy* krag gevul.**

96

5.

Kom, *volke* van die *aarde*, saam,
kom *saam uit alle* lande,
en *bring jul offer*ande.
Prys *God se* mag en *loof sy* Naam.
Be*toon Hom* eer, buig neer.
Kom, *nasies*, prys die Heer.

1 2 3 4 5 6 7

X Lied :

6.
Ver*kondig* oral *God r*egeer;
Hy *hou die wêreld* veilig.
Hy *is regverdig,* heilig.
Eer*biedig* Hom en *gee Hom* eer.
Wees *bly, die* Here kom.
Prys, *alle* volke, Hom.

**7.**

**Die *hemel* moet daar*van g*etuig,**
**die *velde en die* bome,**
**als *in die see se* strome;**
**die *aarde*, alles *saam moet* juig.**
**Die *Heerser* sal regeer.**
**Be*troubaar* is die Heer.**